41

# PSALM 41

Wie op die wel - syn van die swakke let,
die He - re sal hom red,
hóm sal die He - re in die dag van nood
nie na - laat of ver - stoot.

1 2 3 4 5 6 X Lied :

2.

Die Heer sal met
die goeie hom omvou,
hom in die lewe hou,
hom help dat hy
geen vyand hoef te vrees,
van siekte hom genees.

3.
Wat my betref:
Ek het gesondig, Heer.
Genees my, Here, weer.
My vyand, wat vir my
die ergste wens,
vra: Wanneer sterf dié mens?

4.
Hoe sleg dit gaan,
vertel hul rond op straat,
dié mense wat my haat:
Die man is erg
en ongeneeslik siek,
sy toestand is kritiek.

5.
Ook hy wat saam
geëet het aan my brood
gee my oor aan die dood.
Ek word beskuldig;
laat die vyand, Heer,
nie oor my triomfeer.

6.
U het my lief,
hou U my opgerig,
Heer, voor u aangesig.
Ons lof, o Here,
kom U toe, altyd,
in alle ewigheid.